WIKIPEDIA

# Katedraal van Florence

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

Die **Katedraal van Florence**, amptelik bekend as die ***Cattedrale di Santa Maria del Fiore*** (Italiaanse fonetiese uitspraak: katteˈdraːle di ˈsanta maˈriːa del ˈfjoːre; in Afrikaans: "Katedraal van die heilige Maria van die Blom"), is die katedraal van Florence, Italië (Italiaans: ***Duomo di Firenze***). Daar is in 1296 begin met die bouwerk daarvan. Dit is gebou in die Gotiese argitekstyl ingevolge 'n ontwerp deur Arnolfo di Cambio. Die struktuur daarvan is in 1436 voltooi, met die koepel wat deur Brunelleschi ontwerp is.[1] Die buitekant van die basiliek is oorlê met polichroom marmerpanele in verskeie skakerings van groen en pienk. Die vooraansig is deur Emilio De Fabris ontwerp in die uitgebreide styl van die 19de eeuse Gotiese Herlewing.

**Katedraal van Florence**



Die hele katedraalstruktuur wat in die Piazza del Duomo geleë is, sluit die Florence-doopvont en Giotto se Campanile (kloktoring) in. Hierdie drie geboue is deel van 'n Wêrelderfenisgebied wat die historiese sentrum van Florence dek en 'n groot toeristeaantreklikheid in Toskane. Die basiliek is een van Italië se grootste kerke, en die koepel was tot die ontwikkeling van nuwe strukturele materiale in die moderne era die grootste koepel ter wêreld. Dit bly egter een van die grootste bestaande baksteenkoepels wat ooit gebou is. Die katedraal is die moederkerk van die Rooms-Katolieke Aartsbisdom van Florence, tans aartsbiskop Giuseppe Betori.

## Inhoud

**Geskiedenis**
**Buitekant**
- Plan en struktuur
- Beplande beeldhouwerke vir die buitekant
- Koepel
- Vooraansig

**Hoofportaal**
**Interieur**
**Grafkelder**
**Ander teraardebestelings**
**Verwysings**
**Bronne**
**Verdere leeswerk**
**Eksterne skakels**

## Geskiedenis

Die Santa Maria del Fiore is op die plek van Florence se tweede katedraal gebou, wat aan die heilige Reparata gewy is.[2]; die eerste was die Basilica di San Lorenzo di Firenze waarvan die eerste gebou in 393 deur Sint Ambrosia van Milaan as 'n kerk ingewy is.[3] Die antieke struktuur wat in die vroeë 5de eeu opgerig is, was volgens die 14de eeuse *Nuova Cronica* van Giovanni Villani as gevolg van verskeie kere se herstelwerk asook ouderdom in 'n vervalle toestand gewees, [4] en was nie meer groot genoeg om die stad se groeiende bevolking te akkommodeer nie.[4] Ander groot Toskaanse stede het gedurende die laat-middeleeuse tydperk ambisieuse rekonstruksies van hul katedrale onderneem, soos byvoorbeeld Pisa en vernaam Sienna waar die enorme voorgestelde uitbreidings nooit voltooi is nie.



Cattedrale di Santa Maria del Fiore



Giotto se kloktoring (campanile)

Die nuwe kerk is deur Arnolfo di Cambio ontwerp en in 1294 deur die stadsraad goedgekeur.[5] Di Cambio was ook die argitek van die kerk van Santa Croce en die Palazzo Vecchio.[6][7] Hy het drie wye nawels ontwerp wat eindig onder die oktagonale koepel, met die middelste naaf wat die area van *Santa Reparata* dek. Die eerste steen is op 9 September 1296 deur Kardinaal Valeriana, die eerste pouslike gesant ooit wat na Florence gestuur is, gelê. Die bou van hierdie ontsaglike groot projek sou 140 jaar duur; Arnolfo se plan vir die oostelike deel (alhoewel dit in konsep behou is) was wat die grootte daarvan betref wesentlik uitgebrei gewees.

Nadat Arnolfo in 1302 dood is, het dit werk aan die katedraal vir byna vyftig jaar vertraag. Toe die relieke van die heilige Zenobius in 1330 in *Santa Reparata* ontdek is, het die projek egter nuwe dryfkrag gekry. In 1331 het die Arte della Lana, die gilde van wolhandelaars, as beskermhere vir die konstruksie van die katedraal oorgeneem en in 1334 vir Giotto aangestel om toesig oor die werk te hou. Hy was hierin bygestaan deur Andrea Pisano, en het voortgegaan met di Cambio se ontwerp. Sy grootste prestasie was die bou van die campanile (kloktoring). Toe Giotto op 8 Januarie 1337 sterwe, het Andrea Pisano met die bouwerk voortgegaan totdat werk in 1348 as gevolg van die Swart Dood gestaak is.



Die Duomo in 'n voorstelling daarvan in voltooide toestand, in 'n fresko deur Andrea di Bonaiuto wat in die 1360's geskilder is, voor die aanvang van die bouwerk aan die koepel

In 1349 is werk aan die katedraal onder 'n reeks argitekte hervat, beginnende met Francesco Talenti, wat die campanile (kloktoring) voltooi het en die totale projek uitgebrei het om die apsis en die sy-kapelle in te sluit. In 1359 word Talenti opgevolg deur Giovanni di Lapo Ghini (1360–1369) wat die middelste naaf in vier dele verdeel het. Ander argitekte wat betrokke was, was Alberto Arnoldi, Giovanni d'Ambrogio, Neri di Fioravante en Andrea Orcagna. Teen 1375 is die ou kerk (Santa Reparata) gesloop. Die naaf is teen 1380 voltooi, en teen 1418 het slegs die koepel nog onvoltooid gebly.

Op 18 Augustus 1418 kondig die Arte della Lana 'n argitek-ontwerpkompetisie aan vir die oprig van Neri se koepel. Die twee belangrikste mededingers was twee meestergoudsmede, Lorenzo Ghiberti en Filippo Brunelleschi. Laasgenoemde is deur Cosimo de Medici gesteun. Ghiberti was die wenner van 'n kompetisie

vir 'n stel bronsdeure vir die doopvont in 1401 gewees, en die twee sou lewenslank mededingers bly. Brunelleschi het uiteindelik geseëvier en die opdrag verkry.[8]


Optog buite die katedraal in die 18de eeu

Ghiberti het as mede-toesighouer 'n salaris gelykstaande aan dié van Brunelleschi verdien. Toe Brunelleschi siek geword het of ongesteld was, is die projek vir kort tye in die hande van Ghiberti gelaat. Maar Ghiberti moes egter gou erken dat die gehele projek bo sy vuurmaakplek was. In 1423 was Brunelleschi weer in beheer en het hy die volle verantwoordelikheid oorgeneem.[9]

Werk aan die koepel is in 1420 begin en in 1436 voltooi. Die katedraal is op 25 Maart 1436, (die eerste dag van die jaar volgens die Florentynse kalender), deur Pous Eugene IV ingewy. Dit was die eerste agthoekige koepel in die geskiedenis wat sonder 'n tydelike houtsteunraam gebou is. Dit was een van die mees indrukwekkende projekte van die Renaissance. Tydens die inwyding daarvan in 1436 is Guillaume Dufay se motet (musiekstuk) *Nuper rosarum flores* uitgevoer.


Die *Duomo* en doopvont van die heilige Johannes soos gesien vanaf die Piazza del Duomo.

Die versiering van die buitekant van die katedraal, wat in die 14de eeu begin is, is eers in 1887 voltooi, toe die polichroom marmerfasade ingevolge 'n ontwerp deur Emilio De Fabris voltooi is. Die kerk se vloer is in die 16de eeu in marmerteëls her-uitgevoer.

Die buitemure is met afwisselende vertikale en horisontale bande van polichroom marmer van Carrara (wit), Prato (groen), Siena (rooi), en Lavenza uitgevoer. Hierdie marmerdele moes die reeds bestaande dele teen die mure van die vroeëre aangrensende doopvont, die Battistero di San Giovanni en Giotto se kloktoring, herhaal. Daar is twee sydeure: die *Deure van die Canonici* (suidekant) en die *Deur van die Mandorla* (noordekant) met beeldhouwerke deur Nanni di Banco, Donatello, en Jacopo della Quercia. Die ses syvensters, veral opvallend vir hul fyn versiering en ornamente, word by wyse van kolomme van mekaar geskei. Slegs die vier vensters naaste aan die arms van die naaf (in kerke wat kruisvormig is; transep) gee lig; die ander twee is bloot ornamenteel. Die vensters aan die boonste gedeelte van die kerk, koor en transep van die kerk is rond, 'n algemene kenmerk in Italiaans-Gotiese argitektuur.

Gedurende die lang geskiedenis daarvan, was die katedraal die setel van die Raad van Florence (1439)]]; dit was ook die ligging vir die preke van Girolamo Savonarola gewees; en was verder onder meer getuie tot die moord op Giuliano di Piero de' Medici op Sondag 26 April 1478 (met Lorenzo Il Magnifico wat skrams die dood vrygespring het) tydens die Pazzi-sameswering.

# Buitekant

## Plan en struktuur

Die katedraal van Florence is gebou as 'n basiliek, met 'n breë sentrale naaf van vier vierkantige inhamme of nisse, met 'n gang aan weerskante. Die kansel en transepte is in 'n identiese veelhoekige plan, geskei deur twee kleiner veelhoekige kapelle. Die hele plan vorm 'n Latynse kruis. Die skip (of naaf) en gange word van mekaar geskei deur breë, puntige Gotiese boë wat op saamgestelde steunpilare rus.

Die afmetings van die gebou is enorm, met 'n bouarea van 8 300 vierkante meter, 'n lengte van 153 m, 'n wydte van 38 m en wydte by die kruising van 90 m. Die hoogte van die boë in die gange is 23 m. Die hoogte van die koepel is 114,5 m.[10]




Plan van die kerk met verskeie uitbreidingsfases

## Beplande beeldhouwerke vir die buitekant

Die opsigters van die kantoor van werke van die Florence-katedraal, wat meestal uit lede van die invloedryke wolkleedgilde (die *Arte della Lana*) bestaan het, was van plan om 'n reeks van twaalf groot Ou Testamentiese beeldhouwerke vir die stutte van die katedraal aan te vra.[11]Donatello, wat in die stadium in sy vroeë twintigerjare was, is in 1408 opdrag gegee om 'n standbeeld van Dawid te maak om bo een van die stutte van die katedraal geplaas te word, alhoewel dit nooit daar geplaas is nie. Nanni di Banco is in dieselfde jaar versoek om 'n marmerbeeld van Jesaja te maak. Een van die standbeelde is in 1409 by sy aangewese plek geplaas, maar daar is bevind dat die standbeeld te klein was om geredelik van die grond af sigbaar te wees en dit is dienooreenkomstig verwyder; beide beeldhouwerke het daarna vir etlike jare in die werkswinkel van die opera verdwyn.[12][13][14] In 1410 het Donatello die eerste van die standbeelde - 'n figuur van Josua - in terracotta gemaak. In 1409-1411 het Donatello 'n standbeeld van *Sint Johannes die Evangelis* gemaak wat tot 1588 in 'n nis van die ou katedraal se vooraansig geplaas was. 'n Figuur van Hercules, ook in terracotta, is in 1463 aangevra van die Florentynse beeldhouer Agostino di Duccio en is moontlik onder leiding van Donatello gemaak.[15] 'n Standbeeld van Dawid deur Michelangelo is 1501-1504 voltooi, hoewel dit weens die gewig daarvan ('n allemintige ses ton) nie op die stutte geplaas kon word nie. In 2010 is 'n veselglasreplika van "Dawid" vir een dag op die Florence-katedraal geplaas.



Donatello se eerste weergawe van *Dawid* (1408–1409). Museo Nazionale del Bargello, Florence. Hoogte 191 cm.



Moontlike standbeeld van "Jesaja" deur Nanni di Banco



Donatello se reusagtige sittende figuur van *Sint Johannes die Evangelis*. 1409-1411



'n Veselglas replika van Michaelangelo se *Dawid* standbeeld [gesien vanuit die noorde]. Hierdie was die eerste oorspronklike staanplek vir die standbeeld.

## Koepel

Aan die begin van die 15de eeu het die struktuur se koepel na etlike jare se konstruksiewerk steeds ontbreek. Die basiese kenmerke van die koepel is in 1296 deur Arnolfo di Cambio ontwerp. Sy baksteenmodel (4,6 m hoog en 9,2 m lank) het in 'n sygang van die onvoltooide gebou gestaan en was vir 'n lang tydperk as onaantasbaar beskou.[16] Dit het 'n agthoekige koepel behels wat hoër en wyer was as enige koepel wat vantevore gebou is, met geen eksterne stutte om te verhoed dat dit onder sy eie gewig ineenstort nie.

Die verwerping van tradisionele Gotiese stutte is gemaak toe Neri di Fioravanti se model gekies is bo 'n mededingende model deur Giovanni di Lapo Ghini.[17] Hierdie argitektoniese keuse, wat in 1367 geneem is, was een van die eerste gebeurtenisse in die Italiaanse Renaissance wat 'n breuk met die karakteristieke van Gotiese kerke en katedrale (Middeleeus-Gotiese) daargestel het, en 'n terugkeer na die klassieke mediterreense koepel was. Italiaanse argitekte het Gotiese stutte as onooglike proefnemings beskou. Verder meer, is die gebruik van stutte in Florence verbied, aangesien dié styl verkies is deur Sentraal-Italië se tradisionele vyande in die noorde.[18] Neri se model het 'n massiewe binnekoepel in die vooruitsig gestel, wat aan die bokant oop was ten einde lig in te laat soos in die Panteon], maar omhul in 'n dunner buitenste dop wat gedeeltelik ondersteun is deur die binnekoepel om ongure weer uit te hou. Dit sou op 'n ongestutte agthoekige *Tholobate* (drom) staan. Neri se koepel sou egter 'n interne struktuur of beskerming nodig hê om hoepelspanning te voorkom, maar teen daardie tyd was dit nog geensins ontwerp nie.


Koepel gesien vanaf Giotto se Campanile

Die bou van so 'n koepel het baie tegniese probleme opgelewer. Brunelleschi het na die groot koepel van die Panteon in Rome vir oplossings gekyk. Die koepel van die Panteon het uit 'n enkele buitedop van beton bestaan, waarvan die formule lank reeds vergete was. Die Panteon het van strukturele sentrering gebruik gemaak ten einde die betonkoepel te ondersteun terwyl dit geset het[19]. Dit was egter nie 'n geldige oplossing vir so 'n groot koepel nie, omrede dit die kerk ontoeganklik sou maak. Buitendien was daar nie nagenoeg genoeg hout in Toskane om die steierwerk en vorms vir die koepel wat Neri ontwerp het (wat 52 m bo die vloer begin en vir 44 m strek) te bou nie. [20] Brunelleschi het verkies om die ontwerp van 'n dubbele dop te volg wat van sandsteen en marmer gemaak is. Om sy voorgestelde struktuurplan te illustreer, het hy 'n hout- en baksteenmodel met behulp van Donatello en Nanni di Banco gebou, welke model steeds in die Museo dell'Opera del Duomo vertoon word. Die model het as 'n gids vir die vakmanne gedien, maar was doelbewus onvolledig ten einde Brunelleschi se beheer oor die konstruksie te verseker.


Interieur van die koepel

Brunelleschi se oplossings was vernuftig, soos sy gebruik van 'n kettingboog ter ondersteuning.[21] Die probleem betreffende die verspreiding van die gewig is opgelos deur 'n stel van vier interne horisontale klip- en ysterkettings, wat as hoepels moes dien en ingebed is binne die binneste koepel: met een aan die bokant en een aan die onderkant, met die oorblywende twee eweredig tussenin geplaas. 'n Vyfde ketting wat van hout gemaak is, is tussen die eerste en tweede klipkettings geplaas. Aangesien die koepel agthoekig eerder as rond was, sou 'n eenvoudige ketting, wat die koepel soos 'n vathoop gedruk het, al sy druk op die agt hoeke van die koepel geplaas het. Die kettings moes stewige oktagone wees, dit wil sê styf genoeg om hul vorm te hou ten einde nie die koepel te vervorm as dit aanmekaar gehou word nie.

Elk van Brunelleschi se klipkettings is gebou soos 'n agthoekige spoorlyn met parallelle relings en dwarsbande, almal van sandsteenbalke met 'n deursnee van 43 cm en hoogstens 2,3 m lank. Die relings is van punt tot punt verbind met lood-geglasuurde ysterskywe. Die kruisbande en relings is aanmekaar gesit en met die baksteen en mortier van die binnekoepel bedek. Die dwarsbande van die onderste ketting kan gesien word soos wat dit uitsteek van die trommel aan die voet van die koepel. Die ander is verborge. Elke klipketting was veronderstel om versterk te word met 'n standaard-ysterketting wat van gekonnekteerde skakels gemaak is, maar 'n magnetiese opname wat in die 1970's uitgevoer is kon geen bewyse van ysterkettings opspoor nie. Sou dit wel bestaan, sou dit in elke geval diep ingebed gewees het in die dik mure. Brunelleschi het ook vertikale *ribbes* op die hoeke van die agthoek ingesluit wat na die middelpunt buig. Die ribbes, wat 4 m diep is, word ondersteun deur 16 versteekte ribbes wat vanaf die middel uitgaan.[22] Die ribbes het splete ten einde balke te kan akkommodeer wat ander platforms ondersteun, waardeur die werk derhalwe opwaarts kon vorder sonder die benodigdheid van steierwerk.[23]



Die Duomo, soos gesien vanaf die hoogtes van Piazzale Michelangelo

'n Sirkulêre messelwerk-koepel kan sonder stutte gebou word. Dit word sentrering genoem, omdat elke baksteenlaag 'n horisontale boog is wat weerstand bied teen kompressie. In Florence was die agthoekige binnekoepel dik genoeg dat 'n denkbeeldige sirkel op elke vlak daarin ingebed kon word, 'n funksie wat die koepel uiteindelik sou ondersteun, maar nie die stene op hul plek sou kon hou terwyl die mortier nog nat was nie. Brunelleschi het gebruik gemaak van 'n *Opus spicatum* (visgraatsteenpatroon) om die gewig van die neergelegde bakstene na die naaste vertikale ribbes van die nie-sirkelvormige koepel oor te dra.[24][25][26][27]



Doopvont van die heilige Johannes langsaan die katedraal

Die buitenste koepel was nie dik genoeg om die ingeboude horisontale sirkels te bevat nie, synde dat dit slegs 60 cm dik by die basis en 30 cm dik aan die bokant is. Om sulke sirkels te skep het Brunelleschi die buitenste koepel aan die binnekant van sy hoeke op nege verskillende hoogtes verdik, en nege messel-ringe geskep wat vandag vanuit die ruimte tussen die twee koepels waargeneem kan word. Ten einde die spanning van die hoepels teen te werk maak die buitenste koepel geheel en al staat op sy aanhegting aan die binnekoepel, en beskik dit oor geen ingeboude kettings nie.[28]

Die moderne begrip van fisiese wette en die wiskundige instrumente om spanning te bereken, sou eers eeue in die toekoms plaasvind. Brunelleschi moes soos alle katedraalbouers staatmaak op intuïsie en wat hy ook al kon leer uit die grootskaalse modelle wat hy gebou het. Ten einde 37 000 ton materiaal op te tel, insluitend meer as 4 miljoen stene, het hy hyskrane ontwerp om die groot klippe mee te hys. Hierdie spesiaalontwerpte masjiene en sy strukturele innovasies was die grootste bydrae van Brunelleschi tot argitektuur. Alhoewel hy besig was om 'n estetiese plan uit te voer wat 'n halfeeu vroeër bedink is, is dit sy naam, eerder as Neri s'n, wat gewoonlik met die koepel geassosieer word.

Brunelleschi se vermoë om die koepel met 'n *cupola*, oftewel lantern, te voorsien is bevraagteken, en behalwe die voormelde het hy ook nog strawwe kompetisie ondervind, alhoewel daar bewyse was dat Brunelleschi vroeër reeds aan die ontwerp van 'n *cupola* vir die boonste deel van die koepel gewerk het. Die getuienis daarvoor kan gesien word in die kurwes van die struktuur, wat steiler is as die oorspronklike model. [29] Hy is as die wenner verklaar bo sy mededingers Lorenzo Ghiberti en Antonio Ciaccheri.

Sy ontwerp (nou te sien in die Museum Opera del Duomo) was vir 'n agthoekige lantern met agt stutte en agt hoë boogvensters. Daar is egter eers 'n paar maande voor sy dood in 1446 met die bou van die *cupola* begin. Daarna was daar vir 'n tydperk van 15 jaar weinig vordering gemaak weens verskeie wysigings aan die plan.

Die *cupola* is uiteindelik in 1461 voltooi deur Brunelleschi se vriend Michelozzo. Die koniese dak is in 1469 gekroon met 'n vergulde koperbal en kruis wat heilige relikwieë deur Verrocchio bevat. Dit bring die totale hoogte van die koepel tot 114,5 m. Die koperbal is op 17 Julie 1600 deur weerlig geslaan en het neergeval. Dit is twee jaar later deur 'n nog groter een vervang.

Die opdrag vir hierdie vergulde koperbal [bo-op die lantern] het na die beeldhouer Andrea del Verrocchio gegaan.



*Cupola* van die koepel

Destyds het daar 'n jong vakleerling genaamd Leonardo da Vinci in sy werkswinkel gewerk. Leonardo da Vinci was gefassineer deur Filippo Brunelleschi se masjiene, waarvan Verrocchio gebruik gemaak het om die bal te lig, en het 'n reeks sketse daarvan gemaak. Gevolglik word da Vinci met die uitvindsel daarvan gekrediteer.[30]

Leonardo mag moontlik ook deelgeneem het aan die ontwerp van die bronsbal, soos vermeld in die *"G manuscript of Paris - Remember the way we soldered the ball of Santa Maria del Fiore"*.[31]

Die dekorasies van die drom-galery deur Baccio d'Agnolo is nooit voltooi nie, nadat niemand minder nie as Michelangelo dit afgekeur het.

'n Groot standbeeld van Brunelleschi staan nou buite die *Palazzo dei Canonici* in die *Piazza del Duomo*, welke standbeeld nadenkend opkyk na sy grootste prestasie, die koepel wat vir ewig die panorama van Florence sou oorheers. Dit is steeds die grootste messelkoepel ter wêreld.[32]

Die bou van die katedraal het in 1296 begin met die ontwerp van Arnolfo di Cambio, en is in 1469 voltooi met die plasing van Verrochio se koperbal bo-op die *cupola*. Die fasade was egter nog steeds onvoltooid en sou so bly tot die 19de eeu.

## Vooraansig

Die oorspronklike vooraansig wat deur Arnolfo di Cambio ontwerp is maar gewoonlik aan Giotto toegeskryf word, is eintlik twintig jaar na die dood van Giotto begin. 'n Pen-en-ink tekening wat uit die middel van die 15de eeu dateer en wat die sogenaamde *vooraansig van Giotto* uitbeeld, kan gesien word in die Codex Rustici, en in die tekening van Bernardino Poccetti uit 1587. Albei kan besigtig word in die Museum van die Opera del Duomo. Hierdie vooraansig of fasade was die kollektiewe werk van verskeie kunstenaars, onder wie Andrea Orcagna en Taddeo Gaddi. Die oorspronklike deel van die fasade is slegs in sy onderste gedeelte voltooi en daarna onvoltooid gelaat. Die onvoltooide gedeelte is in 1587–1588 op bevel van groothertog Francesco I de 'Medici deur die Medici-hofargitek Bernardo Buontalenti afgebreek, aangesien dit as heeltemal verouderd voorgekom het in die Renaissance-tydperk. Sommige van die oorspronklike beeldhouwerke word in die Museum Opera del Duomo agter die katedraal uitgestal. Ander werke word nou in die Berlynse museum en in die Louvre gehuisves.

Die kompetisie vir 'n nuwe fasade het in 'n groot korrupsieskandaal ontaard. Die houtmodel vir die fasade van Buontalenti word tans in die Museum Opera del Duomo uitgestal. 'n Paar nuwe ontwerpe is deur die jare voorgestel, maar die modelle (van Giovanni Antonio Dosio, Giovanni de' Medici met Alessandro Pieroni en Giambologna) is nie aanvaar nie. Die fasade is gevolglik tot die 19de eeu onaangeraak gelaat.



In 2010 is 'n veselglas replika van Michelangelo se *Dawid* standbeeld vir een dag bo-op die Florence-katedraal geplaas [noordaansig]. Dit sou die oorspronklike staanplek vir die standbeeld gewees het.

'n Kompetisie om 'n nuwe fasade te ontwerp is deur Emilio De Fabris (1808–1883) gewen. Die werk is in 1876 begin en in 1887 voltooi. Hierdie neo-gotiese fasade in wit, groen en rooi marmer vorm 'n harmonieuse eenheid met die katedraal, Giotto se kloktoring (campanile) en die doopvont. Sommige meen egter dat die versiering daarvan oordrewe is. Die fasade as geheel is opgedra aan die Moeder van Christus.



Model van die oorspronklike middeleeuse vooraansig, in die museum van die katedraal

## Hoofportaal



Vooraansig van die katedraal



Moderne vooraansig wat in die 19de eeu gebou is

Die drie groot bronsdeure dateer uit 1899 tot 1903. Die deure is versier met tonele uit die lewe van die Madonna. Die mosaïek in die *lunettes* bokant die deure is deur Niccolò Barabino ontwerp. Hulle verteenwoordig (van links na regs): *Liefdadigheid onder die stigters van die Florentynse filantropiese instellings*; *Christus bekroon, met Maria en Johannes die Doper*; en *Florentynse ambagsmanne, handelaars en humaniste*. Die pediment bokant die sentrale portaal bevat 'n halwe reliëf deur Tito Sarrocchi wat *Maria bekroon, met 'n geblomde septer* uitbeeld. Giuseppe Cassioli het die regterdeur ontwerp.

Bo die fasade is 'n reeks nisse met die twaalf Apostels; in die middel daarvan staan die Madonna en Kind. Tussen die roosvenster en die timpanum is daar 'n galery met borsbeelde van die grootste Florentynse kunstenaars uit die geskiedenis.



Hoofportaal deur Augusto Passaglia

## Interieur

Die Gotiese-interieur is ontsaglik groot en gee derhalwe die indruk van 'n leë spasie. Die relatiewe leegheid van die kerk stem ooreen met die soberheid van die godsdienstige lewe, soos deur Girolamo Savonarola verkondig.

Baie versierings in die kerk het met verloop van die tyd verlore gegaan, of is oorgedra na die Museum Opera del Duomo.


Interieur van die katedraal

Aangesien die katedraal met fondse afkomstig van die publiek gebou is, vereer sommige belangrike kunswerke in die kerk kunstenaars en militêre leiers uit Florence:


Standbeeld van Sint Reparata, aan wie die voormalige katedraal gewy is in die hoofportaal

• Lorenzo Ghiberti het 'n reuse artistieke impak op die katedraal uitgeoefen. Ghiberti het agtien jaar saam met Filippo Brunelleschi aan die katedraal gewerk, en het soverre dit die oostekant daarvan betref 'n groot aantal projekte aangepak. Sommige van sy werke is die loodglasontwerpe, die bronsaltaar van Sint Zenobius en die marmerversiering aan die buitekant van die katedraal.


Groot klok wat deur Paolo Uccello versier is.

- *Dante Voor die Stad van Florence* deur Domenico di Michelino (1465). Hierdie skildery is veral interessant omdat dit 'n blik bied op Florence soos dit daaruit gesien het in 1465, 'n Florence soos Dante self in sy tyd nie kon gesien het nie, afgesien van tonele uit die Goddelike komedie wat deel vorm daarvan.
- *Begrafnismonument aan John Hawkwood* deur Paolo Uccello (1436). Hierdie byna monochrome fresko wat in die 19de eeu oorgedra is na doek, is geverf in *terra verde*, 'n kleur wat die naaste aan brons is.
- *Ruiterstandbeeld van Niccolò da Tolentino* deur Andrea del Castagno (1456). Hierdie fresko, wat in die 19de eeu na doek oorgedra is, in dieselfde styl as die vorige, is geskilder in 'n kleur wat soos marmer lyk. Dit is egter meer ryklik versier en gee die indruk van beweging. Albei fresko's beeld die condottieri uit as heldhaftige en triomfantelike figure.
- Borsbeelde van Giotto (deur Benedetto da Maiano), Brunelleschi (deur Buggiano - 1447), Marsilio Ficino, en Antonio Squarcialupi ('n beroemde orrelis). Hierdie borsbeelde dateer almal uit die 15de en die 16de eeu.


Dante en die *Goddelike Komedie*.


Vasari se fresko wat in 1568 begin is en in 1579 deur Federico Zuccari voltooi is.


Trompe l'oeil van Niccolò da Tolentino.

Bokant die hoofdeur is die kolossale horlosie met freskoportrette van vier profete of evangeliste deur Paolo Uccello (1443). Hierdie liturgiese klok met een hand wys die 24 ure van die *hora italica* (Italiaanse tyd), 'n tydperk wat eindig met sonsondergang op 24 uur. Hierdie tydrooster was tot die 18de eeu in gebruik gewees. Dit is een van die min horlosies uit daardie tyd wat nog bestaan en in 'n werkende toestand is.


Detail onder die koepel.



*Die Laaste Oordeel* (detail) onder die koepel.

Die kerk is veral opvallend vir sy 44 loodglasvensters, die grootste onderneming van hierdie aard in Italië in die 14de en 15de eeu. Die vensters in die gange en in die transep beeld heiliges uit die Ou en die Nuwe Testament uit, terwyl die ronde vensters in die drom van die koepel of bo die ingang Christus en Maria uitbeeld. Laasgenoemde is die werk van die grootste Florentynse kunstenaars uit die tydperk, soos Donatello, Lorenzo Ghiberti, Paolo Uccello en Andrea del Castagno.



Graftombe van Antonio d'Orso deur Tino da Camaino.

*Christus wat Maria as koningin kroon*, die loodglasvormige ronde raam bokant die klok, met 'n ryk skakering van kleure, is in die vroeë 14de eeu deur Gaddo Gaddi ontwerp.

Donatello het die loodglasvenster (*Kroning van die Maagd*) in die drom van die koepel (die enigste van die naaf gesien kan word) ontwerp. Die pragtige begrafnismonument van Antonio d'Orso (1323), biskop van Florence, is gemaak deur Tino da Camaino, die belangrikste begrafnis-beeldhouer van sy tyd.

Die monumentale kruis agter die biskopstoel by die hoë altaar is deur Benedetto da Maiano (1495–1497). Die koorkamer is die werk van die beroemde Bartolommeo Bandinelli. Die tien-paneel bronsdeure van die sakristie is gemaak deur Luca della Robbia, wat ook twee geglasuurde terracottawerke in die sakristie gemaak het: naamlik die *Engel met kandelaar* en die *Opstanding van Christus*.

Agter in die middel van die drie apses is die altaar van Sint Zenobius, die eerste biskop van Florence. Die silwer altaar, 'n meesterstuk van Ghiberti, bevat die kruik met sy relikwieë. Die sentrale kompartement toon een van Sint Zenobius se wonderwerke, die herlewing van 'n dooie kind. Bo hierdie altaar is die skildery *Die Laaste Avondmaal* deur die minder bekende Giovanni Balducci. Daar was ook 'n glas-mosaïekpaneel getitel *Die Borsbeeld van Sint Zanobius* deur die 16de-eeuse kunstenaar Monte di Giovanni. Dit is tans te sien in die Museum Opera del Duomo.

Baie dekorasies is die gevolg van 16de-eeuse begunstiging deur die groot hertogte, soos byvoorbeeld die paadjie in gekleurde marmer, wat toegeskryf word aan Baccio d'Agnolo en Francesco da Sangallo (1520–26). Sommige stukkies marmer uit die vooraansig is in die vloer gebruik (soos blyk uit herstelwerk aan die vloer na die oorstroming van 1966).

Dit is voorgestel dat die binnekant van die 45 meter breë koepel met 'n mosaïekversiering bedek word ten einde die beskikbare lig wat deur die sirkelvormige vensters van die drom en deur die cupola val, ten beste te benut.

Brunelleschi het voorgestel dat die dak met skitterende goud bedek word, maar sy dood in 1446 het 'n einde aan hierdie projek gemaak en die mure van die koepel is witgekalk.

Groothertog Cosimo I de 'Medici het besluit om die koepel te laat beskilder met 'n voorstelling van *Die Laaste Oordeel*. Hierdie enorme geskilderde oppervlakte van 3600 vierkante meter is in 1568 deur Giorgio Vasari en Federico Zuccari begin en sou tot 1579 duur. Die boonste gedeelte, naby die *cupola*, wat die *24 Ouderlinge van Apoc. 4* verteenwoordig, is voor sy dood in 1574 deur Vasari voltooi.

Federico Zuccari en 'n aantal medewerkers, insluitende Domenico Cresti, het die ander gedeeltes voltooi: (van bo na onder) *Kore van Engele*; *Christus, Maria en die Heiliges*; *Deugde, geskenke van die Heilige Gees en saligsprekinge* en onderaan die koepel: *Sondes met die Dood Strafbaar en Hel*. Hierdie fresko's word beskou

as Zuccari se grootste werk; die werk is egter van wisselende kwaliteit vanweë die insette van verskillende kunstenaars en die verskillende tegnieke wat gebruik is. Vasari het gebruik gemaak van *ware fresko's* terwyl Zuccari *in secco* geskilder het.

Tydens herstelwerk wat in 1995 beëindig is, is die hele beeldsiklus van *Die Laaste Oordeel* met spesiaal ontwerpte toerusting gefotografeer. Al die restourasie-inligting, tesame met ge-rekonstrueerde beelde van die fresko's word in die Thesaurus Florentinus-rekenaarstelsel gestoor.[33][34]

# Grafkelder

Die katedraal het tussen 1965 en 1974 opgrawings ondergaan. Die argeologiese geskiedenis van hierdie enorme gebied is gerekonstrueer danksy die werk van Dr. Franklin Toker: oorblyfsels van Romeinse huise, 'n vroeë Christelike sypaadjie, ruïnes van die voormalige katedraal van Santa Reparata en opeenvolgende uitbreidings van die kerk is onder andere geïdentifiseer. Die graftombe van Brunelleschi is naby die ingang in die gedeelte van die grafkelder wat oop is vir die publiek geleë. Alhoewel die ligging daarvan prominent uitstaan, is die graf egter eenvoudig en nederig van aard. Die feit dat Brunelleschi so 'n opmerklike begraafplek gekry het dien as bewys van die hoë aansien wat die Florentyne vir hom gehad het.


Graftombe van Filippo Brunelleschi.

# Ander teraardebestelings

- Zenobius van Florence
- Konrad II van Italië
- Giovanni Benelli
- Filippo Brunelleschi
- Giotto di Bondone
- Pous Nicolaas II
- Pous Stefanus IX
- John Hawkwood

# Verwysings


1. Ermengem, Kristiaan Van. "Duomo di Firenze, Florence" (http://www.aviewoncities.com/florence/duomo.htm). *A View On Cities* (in Engels). Geargiveer (https://web.archive.org/web/20191019100255/http://www.aviewoncities.com:80/florence/duomo.htm) vanaf die oorspronklike op 19 Oktober 2019. Besoek op 5 Februarie 2016.
2. Bartlett, bl. 36–37; volgens Bartlett het die inwoners van Florence vir 'n geruime tyd na konstruksie steeds die katedraal op sy voormalige naam te noem.
3. Tarihi, Güncelleme (23 Mei 2018). "Michelangelo Rönesans döneminde Floransanın önde gelen Medici Ailesinin özel bir isteği üzerine hangisini yapmıştır" (https://www.haber46.com.tr/guncel/michelangelo-ronesans-doneminde-floransanin-onde-gelen-medici-ailesinin-h343075.html). *Haber46*. Besoek op 5 Julie 2018. (tr)
4. Barlett, 36.
5. Haines, Margaret (1989). “Brunelleschi and Bureaucracy: The Tradition of Public Patronage at the Florentine Cathedral (https://books.google.com/books?id=2S0rnQEACAAJ)”. *I Tatti Studies in the Italian Renaissance* **3**: 89–115. doi:10.2307/4603662 (https://dx.doi.org/10.2307/4603662).

6. Krén, Emil; Marx, Daniel. "View of the nave and choir by ARNOLFO DI CAMBIO" (https://www.wga.hu/html_m/a/arnolfo/7/croce2.html). *Web Gallery of Art* (in Engels). Geargiveer (https://web.archive.org/web/20191226103930/https://www.wga.hu/html_m/a/arnolfo/7/croce2.html) vanaf die oorspronklike op 26 Desember 2019. Besoek op 5 Julie 2018.
7. Sannio, Simone (12 Januarie 2017). "Inside the House of Medici (Part II): Palazzo Vecchio" (http://www.italoamericano.org/story/2017-1-11/medici-palazzo-vecchio). *L'Italo-Americano* (in Engels). Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200207005430/https://italoamericano.org/story/2017-1-11/medici-palazzo-vecchio) vanaf die oorspronklike op 7 Februarie 2020. Besoek op 5 Julie 2017.
8. Zucconi, Guido (1995). *Florence: An Architectural Guide*. San Giovanni Lupatoto, Vr, Italië: Arsenale Editrice srl. ISBN 978-88-7743-147-9.
9. King, bl. 76–79.
10. "Santa Maria Del Fiore Church (Dome) Firenze Italy" (http://en.firenze-online.com/visit/informations-florence.php?id=2) (in Engels). En.firenze-online.com. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20191025001234/http://en.firenze-online.com:80/visit/informations-florence.php?id=2) vanaf die oorspronklike op 25 Oktober 2019. Besoek op 26 Maart 2013.
11. Charles Seymour, Jr. "*Homo Magnus et Albus:* the Quattrocento Background for Michelangelo's *David* of 1501–04," *Stil und Überlieferung in der Kunst des Abendlandes*, Berlyn, 1967, II, 96–105.
12. Janson, bl. 3–7
13. Pope-Hennessey, John (1958) *Italian Renaissance Sculpture,* Londen, bl. 6–7
14. Poeschke, bl. 27.
15. Seymour, 100–101.
16. King, bl. 10
17. King, bl. 9.
18. King, bl. 7.
19. Lancaster, Lynne (2005) Concrete Vaulted Construction in Imperial Rome: Innovations in Context, Cambridge University Press, bl. 44
20. PBS' The Medici: Godfathers of the Renaissance, Birth of a Dynasty (sien https://www.youtube.com/watch?v=9FFDJK8jmms by die 20:15 merk)
21. The Secrets of the Florentine Dome: The Secrets of the Florentine Dome (http://schillerinstitute.org/educ/pedagogy/2013/vereycken-dome-1.html), besoek: 25 Januarie 2017
22. Stevenson, Niel (2007)*Architecture Explained*.ISBN 0756628687. bls. 36–37.
23. King, bls. 70–73.
24. King, p. 97.
25. Mueller, Tom (10 Februarie 2014). "Mystery of Florence's Cathedral Dome May Be Solved" (http://news.nationalgeographic.com/news/2014/02/140210-duomo-florence-brunelleschi-cathedral-architecture/) (in Engels). National Geographic Society. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20190630022212/https://news.nationalgeographic.com/news/2014/02/140210-duomo-florence-brunelleschi-cathedral-architecture/) vanaf die oorspronklike op 30 Junie 2019. Besoek op 31 Desember 2014.
26. NationalGeographic.com 2014-02 Il Duomo Tom Mueller (http://ngm.nationalgeographic.com/2014/02/il-duomo/mueller-text)
27. NationalGeographic.com 2014-02 Il Doumo Design Video (http://ngm.nationalgeographic.com/2014/02/il-duomo/design-video)
28. King, bls. 105–107.
29. Gartner, Peter, *Filippo Brunelleschi 1377–1446* ,bl. 95.
30. King, bl. 69.
31. Paolo Galluzzi, "Leonard de Vinci, engineer and architect", bl. 50

32. Syfers verskil. archINFORM (http://eng.archinform.net/projekte/939.htm) gee 'n 45 m breedte, terwyl Sjabloon:Structurae 'n deursnee van 43 m aan die koepel gee, ander weer so min as 42 m.
33. Soos na verwys in "Cupola di Santa Maria del Fiore: il cantiere di restauro 1980–1995" deur Cristina Acidini Luchinat en Riccardo Dalla Negra gepubliseer deur *Istituto Poligrafico e Zecca dello Stato* (Roma) in 1995 (ISBN 8824039561)
34. Thesaurus Florentinus projekblad (in Italiaans) (http://www.sbap-fi.beniculturali.it/index.php?it/223/progetti-e-iniziative-culturali), *Soprintendenza ai Beni Architettonici e Paesaggisitici di Firenze, Ministero dei Beni Culturali*

# Bronne

- Bartlett, Kenneth R. (1992). *The Civilization of the Italian Renaissance*. Toronto: D.C. Heath and Company. ISBN 0-669-20900-7 (Sagteband).
- King, Ross (2000). *Brunelleschi's Dome: How a Renaissance Genius Reinvented Architecture* (https://books.google.com/books?id=JfcMAAAAQBAJ&printsec=frontcover). London: Chatto & Windus. ISBN 9781620401941.
- Jepson, Tim (2001). *The National Geographic Traveler, Florence & Tuscany*. National Geographic Society. ISBN 978-90-215-9720-1.
- Henry A. Millon (ed.) (1994). *Italian Renaissance Architecture: from Brunelleschi to Michelangelo*. London: Thames and Hudson. ISBN 978-0-500-27921-2.
- Montrésor, Carlo (2000). *The Opera del Duomo, Museum in Florence*. Mandragora.
- Suro, Roberto (28 Julie 1987). "Krake in Groot Koepel in Florence Mag Dalk 'n Aanduiding Wees van 'n Naderende Ramp" (https://www.nytimes.com/1987/07/28/science/cracks-in-a-great-dome-in-florence-may-point-to-impending-disaster.html?pagewanted=all). *New York Times*. p. C3. Besoek op 26 Februarie 2010.
- Tacconi, Marica S. *Cathedral and Civic Ritual in Late Medieval and Renaissance Florence: The Service Books of Santa Maria del Fiore.* Cambridge: Cambridge University Press, 2005. ISBN 978-0-521-81704-2
- Wirtz, Rolf C. (2005). *Kunst & Architektur, Florenz*. Könemann. ISBN 3-8331-1576-9.
- *Cupola di Santa Maria del Fiore: il cantiere di restauro 1980–1995, a cura di Cristina Acidini Luchinat e Riccardo Dalla Negra*. Istituto poligrafico e Zecca dello Stato (Roma). 1995. ISBN 978-88-240-3956-7. Library of Congress permalink (http://lccn.loc.gov/95227072)
- Devémy, Jean-François (2013). *Sur les traces de Filippo Brunelleschi, l'invention de la coupole de Santa Maria del Fiore à Florence*. Suresnes: Les Editions du Net. ISBN 978-2-312-01329-9. (aanlyn voorlegging (http://coupoledebrunellesch.wix.com/santamariadelfiore))
- Gärtner, Peter J. (1998). *Filippo Brunelleschi 1377-1446*. Köln : Könemann. ISBN 978-3-8290-0241-7.

# Verdere leeswerk

- "The Great Cathedral Mystery" (https://www.pbs.org/wgbh/nova/ancient/great-cathedral-mystery.html), PBS *Nova* TV-dokumentêr, 12 Februarie 2014
- Hunt, Don, "Secrets of the Duomo" (http://bacweb.org/journal/2014_02/nib2.php), *Journal*, Issue 2, 2014, Internasionale Unie van Messelaars en Verwante Ambagte
- Mueller, Tom, "Brunelleschi’s Dome: How did a hot-tempered goldsmith with no formal architectural training create the most miraculous edifice of the Renaissance?" (http://ngm.nationalgeographic.com/2014/02/il-duomo/mueller-text), *National Geographic* tydskrif, Februarie 2014

- Ricci, Massimo, *Il genio di Brunelleschi e la costruzione della Cupola di Santa Maria del Fiore* (http://www.sillabe.it/it/home/447-il-genio-di-filippo-brunelleschi-.html), Livorno : Casa Editrice Sillabe S.r.l., April 2014. (*Die genialiteit van Filippo Brunelleschi en die bou van die koepel van Santa Maria del Fiore*). ISBN 978-88-8347-691-4. Die boek is die resultaat van veertig jaar se navorsing betreffende die geheime tegniek waarmee Brunelleschi die Koepel van Santa Maria del Fiore in Florence gebou het. Ricci maak daarmee voorspraak vir die idee dat die koepel 'n omgekeerde boog is wat gebruik maak van 'n visgraatpatroon (*spina a pesce*) vir die koepel se bakstene.
- Vereycken, Karel, "The Secrets of the Florentine Dome" (http://schillerinstitute.org/educ/pedagogy/2013/vereycken-dome-1.html), *Schiller Institute*, 2013. (Vertaling vanuit die Frans, "Les secrets du dôme de Florence" (http://www.solidariteetprogres.org/documents-de-fond-7/culture/les-secrets-du-dome-de-florence), la revue *Fusion*, n° 96, Mai, Juin 2003)

# Eksterne skakels



Wikimedia Commons bevat media in verband met ***Santa Maria del Fiore (Florence)***.

- Amptelike webwerf (http://www.duomofirenze.it/en/home_eng/)
- L'Opera del Duomo, Firenze (https://operaduomo.firenze.it/en)
- Brunelleschi's Dome – en (http://www.brunelleschisdome.com/)
- "The Cathedral" (http://www.mega.it/eng/egui/monu/buq.htm). *The Florence Art Guide*. 2004. Besoek op 14 Julie 2006.
- Museums in Florence – Katedraal en Giotto-toringklok (http://www.museumsinflorence.com/musei/cathedral_of_florence.html)
- Horner, Susan; Horner, Joanna (27 Desember 2005). "Chapter III: The Cathedral – Exterior" (http://www.florin.ms/hwalks3.html). *Walks in Florence*. Besoek op 14 Julie 2006.
- NGM.NationalGeographic.com 2014– 02 Il Duomo 360 Panorama View Interactive (http://ngm.nationalgeographic.com/2014/02/il-duomo/panorama-interactive)
- NGM.NationalGeographic.com 2014-02 Il Duomo Cutaway Interactive (http://ngm.nationalgeographic.com/2014/02/il-duomo/cutaway-interactive)
- ngm.nationalgeographic.com 2014-02 Il Duomo Piazza 360 degree panorama interactive (http://ngm.nationalgeographic.com/2014/02/il-duomo/piazza)
- ngm.nationalgeographic.com 2014-02 Il Duomo Compared to other Domes Interactive (http://ngm.nationalgeographic.com/2014/02/il-duomo/domes-interactive)